# WILGERBOOM BOGIES: VERSE VAN TOTIUS:



J. A. Smuts.

# Wilgerboombogies

VERSE VAN

TOTIUS

TWEDE DRUK



Ter gedagtenis aan
drie liewe dode

Uitgegee deur A. H. Koomans Beperk, Potchefstroom
1920

## BY DIE TWEDE DRUK.

---

By die nuwe druk van ,,Wilgerboombogies'' wens die skrywer alleen te meld dat één van die gedigte, uit die eerste uitgawe, verdwyn het, één daarvan het verander van gedaante en drie nuwes het bygekom. Die nuwes is met 'n * gemerk.

T.

Potchefstroom,
September, 1920.

## INHOUD.

Van dieselfde skrywer het verskyn:

RACHEL.

TREKKERSWEE.

BY DIE MONUMENT.

KINDERVERSIES.

## SY LAASTE WENS.

„My kind, hier langs my venster aan
het eers 'n wingerdstam gestaan;
hom het my nog gesonde hand
daar ingeplant.

„Hy is verdord,
sy lewenskleur is vaal geword,
soos nou my lewenslose hand
in slingerband.

„Gaan heen en plant 'n wilgerstek
op daardie plek,
as durende herinnering
aan smart wat jou het hier gebring." —

Gelyk 'n grasblaar willig neig
en stil, wanneer ternedersyg
die dou, so willig was my wil,
my siel so stil.

Ek het die lydenswerk verrig,
die lydensteken daar gestig,
ek het daar water ruim gepleng
en enkle trane bygemeng. —

In stilte, soms in pyne, gly
nog maande langs sy bed verby,
ontwoel sy wortels één vir één,
en dryf sy stam daar eindlik heen.

En toe ons hom begrawe gaan
die wilgerstek geworteld staan,
met bogies, wat bly-treurig doen —
neerhangend maar in hope groen.

Hoe diep sy laaste fluistering
het in my binneste ingedring!
hoe breed my ingestroom
die beeltnis van die wilgerboom!

Hoe het daar stilweg opgerys,
uit ander grond, op ander wys,
'n boom waaraan die bogies hang
van klaaglied en van dodesang!

## DIE LIED VAN DIE WILG.

Al langs die lae waterkant
werd eers my moederstam geplant,—
so rank en reg, met takke net
soos d'ander boompies almal het,

dat hul my nou verwonderd vraag:
,,waarom my takkies so omlaag
en treurig hang—so na benee,
'n teken mos van hartewee?

Wanneer die liewe lente kom,
met nuutgebore blad en blom;
wanneer die bome almal staan
met nuwe kleertjies aangedaan,
en laggies blink van elke blad
waarop die sonnestraaltjie vat,
dan laat ek ook my lintjies swaai
en vrindlik in die windjies waai.—
Maar of ek al so feestlik staan
en bly, die vragies kom weer aan:
,,waarom ek tog my takkies draag
so treurig en so al omlaag,
en in die blye bloeiseisoen
so anders en so treurig doen?"...

Dan sing ek aan die windjie voor
my harteliedjie, oor en oor,
totdat die bome en groene wei
my toesing al uit medely:
,,nou weet ons waarom lang en slank
jou takkies is: jou hart is krank."

Al langs die lae waterkant
my moederstam staan ingeplant
in donker grond; die kwekies spruit
wel nouliks bo die barse kluit,
en sonnestraaltjies selfs verloor
hul glanse langs die donker spoor.
Daar het my moederstam uit swart
en altyd koue grond haar smart
vandaan, en ons dit meegedeel—
haar spruite in droefenis geteel.—
Daar langs die turf-swart waterkant,
waar nog haar stam staan ingeplant.

Al langs die stroom het sy gegroei
waar donker waters langsaam vloei,
of staan in kuile swart nes ink,
waarin die hemel nouliks blink;
geen keitjies, met sy glans bestryk,
ooit speels en vrolik opwaarts kyk
deur helder waters heen; ja dáár
het moeder eers haar-self gewaar,
vol donker trekke, en ons geteeld
al na haar eie somber beeld—
al langs die stroombed waar sy groei
en donker waters langsaam vloei.

Al langs die laagte waar sy staan
geen voëlvoetjies vrolik gaan,
want voetjies geen gemak
kon vinde op haar geboë tak;
alleen 'n enkle tortel met
sy droewe kleur en sangtoon het
haar heiligdom sy koekoe-deun
gesing, en sawends uilgesteun
het haar die hart verskrik, sodat
sy altyd meer haar tak en blad
laat sak het, al maar naar benee,
met al die klanke droef-gedwee—
daar langs die laagte waar sy staan,
waar voëlsange droewig gaan.

En as die wind 'n laaste lied
speel op die naaste fluitjiesriet,
dan vang hy ook haar takkies, maar
hy kan die slapgespanne snaar
nie van sy vingers af laat spring
om sag te ruis of wild te sing.
Dis daarom dat 'k my takkies draag
so slank en slap al na omlaag;
dis om my diepe droefenis—
wat o so diep ontwassë is—
dat ek ook in die bloeiseisoen
so anders en so treurig doen!

## DIT IS MAAR LIGTE LIEDJIES.

Dit is maar ligte liedjies,
maar klein vergeet-my-nietjies
in wilde veld gepluk;
waar woeste polgras groei,
net àrme blomtjies bloei—
te seer gedruk.

Dit is maar ligte liedjies,
dit is my hart-verdrietjies,
my liewe blomme;
maar in so'n skone wêreldwei
so laggend groen en bly —
...wie gee daaromme?..

## * DIE PAADJIE DOF EN KLEIN.

(Ergens op 'n woeste berg het die skrywer 'n kort endjie voetpad teëgekom).

Die mens wat in die wildheid dwaal,
en op die berge styg en daal
is bly
as hy 'n voetpad kry.

Al is die paadjie nog so klein,
al sal dit netnou weer verdwyn—
die wandelaar se voet
gaan ongemerk dit in gemoet.

Dis troos vir hom, as hy alleen
sy pad soek deur die wildheid heen,
dat daar tevore mense was,
waar nou sy voet dwaal deur die gras.

Dis troos, ver in die woesteny
dat daar 'n strepie bly,—
dat daar 'n endjie van ons weg
met ander saam word afgeleg.

O Lewens-wildheid grenseloos!
dit is ons, mense, 'n diepe troos
die wetendheid:
'n ander het dieselfde stryd.

## AFSKEID AAN DIE OUE JAAR.

O Soete en allerlaaste aanwesendheid
van wat my was als vrind! o Oue jaar
wat, nou die dag verword tot awendtyd,
wil skei met vrindlik-sagte groet-gebaar,
totdat wanneer die dag is doodgedaan
jy heengereis sal wees en weggegaan.

Hoe het ek jou die eerste môre vaal
en droewig voor my venster in moes wag,
toe jy gebid het om 'n vroeë onthaal;
wat was dit toe 'n droewe nuwjaarsdag!
wat was jou oog toe dof, jou aanblik mat
en koud, soos een wat slaap nóg rustyd had!

Diep-swygend het jy ingekom, geen woord
gesê, jy was my steeds so stil gewees,
by kom en gaan; jou boodskap, ongehoord,
het ek jou strengheid langsaam af moes lees;
want daeliks net één blad ommeslaan
van daardie boek, waarin Gods raadslag staan.

Ons samesyn werd spoedig ingewoel
in smart op smart; maar swygend-gaande, jy
het my geleer dat vrindskap, onverkoel,
in woorde stil kan wees, vol medely;—
jou immer-blywendheid, by dag en nag,
het my berusting, lig en lied gebrag.

Nou sal jy ongemerk my weer ontsweef
na d'oseaan van diepe ontyd'likheid,
wyd-weg van wat hier nog in engheid leef,
maar naadrend Hem, wat ook jou stroom-
[gang leid,
en heel jou skat van blydskap en geween
eens aan Sy voet vergader sal byeen.

Jy sal dan gaan. Hoe soet werd voorberei
die laaste gang: jy sou geen band verskeur,
maar ongemerk my uit die hand laat gly:
die laaste dae bring ons denkend deur
en 't was of ook die drukke mensgeswoeg
met ons gewag het, soekend, vraend,—moeg!

Die aand is daar; die sonnebeeld, gelyk
'n skugtre maagd, daal blosend in haar bad,
(waar Vaalrivier-breedbogtend weswaarts
[wyk)
en met haar goue drup die berge oorspat,
terwyl, die bergvoet reeds verdonkrend, gaan
die skadutonge, kruipend af en aan. *)

Sal jy nou gaan? Daar kom die maan al oor
die berg en sê: ,,ek sal hom straks kom haal,
en lig hom dan met my lanternlig voor
wen alles is in diepe droom gedaal;
en kom die môre weer die plaas ontwek,
dan 's maan en oue jaar wyd weggetrek''!

,,God sy met jou en my!'' so slaap, so droom
'k my weg: jy het my smartewond genees;
gaan heen en stroom tot waar geen tyd meer
stroom,
maar voor Gods troon 'n glase see sal wees,
vol pêrels, opgediep en ingesnoer
in lydenstyd, en met jou meegevoer!

---

*) Situasie-tekening: Nooitgedacht by Vaalrivier.

## TER NAGEDAGTENIS VAN......

Waar d'ooi-verlate melklam bler
in noodgeroep, uit velde ver;
en herdershope hulpl∂os kwyn,
wanneer die wolkies weer verdwyn;

daar waar die vaalbos, half ontdaan
van winterklere, lelik staan;
sy veldvrind, die resyntjie-bos,
nog laat geen voorjaarsbotte los

op stofgetrapte vaalbosbult;—
dáár roep, in purperdrag gehuld,
die simpel-skonë alwyn-blom *)
my juigend toe: „Wees wellekom!"

... ... ... ... ... ... ... ... ... ...

o Soete blom, wat wondervol
geskiet het uit die doring-pol,
waaraan die skaap sy voetjies skaaf
om dan sy hete dors te laaf!

---

*) Bedoel word die bont-karree-alwynblom, wat oorvloedig aanwesig is in die omtrek van die Morkaan (Schweizer-Reneke).

Jy bloei net soos die rose rood,
as d'aard nog skeur in dorheidsdood;
en al die bye uit mierhooptuit
vlieg op jou heuning-kelkies uit.

---

Dié blomsoort plant ik op sy graf.
o Leser, vra geen oorsaak af!
God weet my hartsgeheimenis,
waarvan die blomkelk draagster is...

Hy leef in soete 'erinn'ring na!
Sy doringkrans kom blomme dra!
Sy diepe grond, in wêreldstof
gaan uitbot soos 'n lente-hof!

## * KON EK DIE DING MAAR AFDOEN.

Kon ek die ding maar afdoen met 'n traan
wat opwel in die helder-opë oog
en wat ek met my sakdoek weg kan droog,
om dan my pad weer welgemoed te gaan......

Kon ek die ding maar afdoen met 'n traan
en dit weer saggies wegdroog net soos sy;
want toe ek haar vertel my medely
omdat haar vrind so droef het heengegaan—

toe het sy net indagtig-stil geword,
terwyl 'n traan haar in die blou-oog swem;
net sagte ontroering gaan daar deur haar stem,
terwyl sy klaag: ,,sy lewe was so kort,

ek dink hy moes nie dood gewees het, vrind."
Dan is dit weer verby; sy 's nes voorheen;
haar hart het lug gekry; sy 't uitgeween
en is weer soet-tevrede nes 'n kind.

Kon ek die ding maar afdoen met so'n traan!
Maar ag, die smart-vlek lê te diep en vas,
en 'k het geen traan nie om dit weg te was
soos sy, toe sy daar voor my het gestaan.

## DIE OUE WILG.

Die oue wilg
se takke het
al dae, dae lang,
vergeeld, vergaan,
in wind en kou
armoedig neergehang.

Die flenters lê
by hope langs
die stofpad saamgewaai;
alleen die ra-
fels hang nog om
sy lede rond te swaai.

Nog kort gelee
sy mantel het
tot by die grond genaak,
met windgeroer
het dit geplooi
en sag soos sy gekraak.

Dié stasiekleed
is weg en in
die wind staan hy te kla:
'n monnik net
wat om sy skuld
die boetekleed moet dra.

'n Eikeboom
het takke, wat
nes uitgestrektë arme,
in wintertyd
na bo bly wys
sterk-smekend om erbarme;

maar hier is net
gelatenheid
by soveel prag-berowing,
en skraal geblink
van bogies na
die somerglans-verdowing.

O! wilgerboom,
beeld van my skuld!
So naak en uitgetoë
is ook my siel,
verarmoed en
so diep terneergeboë!...

Maar tog is jy,
so kaal en in
jou groue bedeldrag,
gelyk'nis van
'n stil geloof
en immer hopend wag.

Jou rafels is
die harekleed
van Gods profeet, so streng,
wat by berou
beloftnis van
herlewe weer kom breng.

En as die wind
jou rustloos roer
dan hoor ek hierdie spraak:
„Al lyk ek nou
so dubbel dood —
..ek sál weer herontwaak!"

**TER NAGEDAGTENIS VAN......**

Skone beeld van stille lewe,
Mooirivier! jy is vir my
ewe-beeltnis van háár lewe
wat so saggies het vergly.

Uit jou gras-oorgroeide velde
speur ek nouliks jou omleeg.—
En die wêreld wis so selde
iets maar van haar stroom-beweeg.

Maar—steeds somergroen jou walle,—
stroom jy op die tuin-stad aan.—
Om haar heen was welgevalle,
blomme waar haar voet mog gaan.

Seegnend sink jy weg, o Mooie!
tot jou kruik is leeg gedra.—
Seegnend sink sy in die sooie
en laat d'aarde groenend na.

En gelyk in turfvalleie
jy 'n liewe lig-lyn laat—
so was ook haar aards verglye 'n
silwer-blinke liefdedaad.

## 'N SPROKIE.

Ik ken 'n mooi klein sprokie,
wat so na waarheid klink—
dis dat die tortel altyd
sy water troewel drink.

Kom hy by helder plassies,
dan sal hy drinkend neig
as eers, na sagte roering
die modderwolkies styg.

Dáárom sing hy so droewig
van donker voëlleed;
dáárom tooi hy hom stemmig
met dowwe verekleed.

So is daar sombre siele
waar hy my aan laat dink,
wat, soos die tortel, troewel
die lewenswater drink:

Vir alle lewensliefheid,
vir vreugdesang bevrees,
drink hulle geen genoeëns
of dit moet troewel wees.

## AS DIE DAG GAAN STERWE.

Wye skepping roerloos staan
as die dag gaan sterwe;
as sy laaste westergloor
kyk met mat-rooi verwe
winterweiveld oor;

as in stilte, slap en swaar,
reuse-oëlede
laag en altyd laer sink,
tot deur awendsomberhede
langgerekte lugstreep blink;

en die dag nog
fluister-swakkies,
met 'n ver gerug,
deur die loom-bewoë takkies
blaas sy sterwenssug;

en hy, lewensmoeg,
op die skemer-kuste
in sy grafstee ondergaan,
waar 'n berg as steen van ruste—
eensaam staan......

... ... ... ... ... ... ... ... ...

## AS SY DAG GAAN STERWE.

Aangesigte roerloos staan
as sy dag gaan sterwe,
as sy laaste boodskap oor
breë vlaktes swerwe
nes 'n laaste westergloor;

as in stilte, dof-geween;
magtige oëlede,
wat met groot geglans geblink
het, in krankheidsomberhede
laag en altyd laer sink;

en sy siel nog,
diep in smarte
ingewoel, met ver gerug
blaas in diep-bewoë harte
laaste biddenssug,

tot hy werkensmoeg,
op die skemer-kuste
in sy grafstee ondergaan.
Dan sy werk, as steen van ruste,
groot bly staan...

## VERHEUG—BEDROEF.

'k Sien u, stroompie,
dartlend,
spartlend—
druppels sprinklend
langs u baan—
vrolik kinklend
verder gaan.
En waar gaan die reis dan heen?

A! ek gaan weer na my moeder;
al die stroompies gaan ook mee.
Ja, ons huppel na die moeder:
onse moeder is die see!

Daar, daar spring ons,
daar, daar sing ons
met die see
almal mee!

'k Sien u, boomblad
swerwend,
sterwend
neerwaarts swewe;
droef en droog
neergedrewe
van omhoog.
En waar gaan die swerftog heen?......

Ag, ek gaan weer na my moeder:
na die aarde daal ek af;
al die blaartjies daal ook same—
onse moeder is die graf!

Om te swerwe,
om te sterwe,
te verteer
daal ons neer!

## DIE PELGRIM.

Wie roer aan my deur
so vertroulik en sag?
Kom binne maar, vreemdling—
dis awend, dis nag.—

,,Nee, ek mag nie na binne
ek, pelgrimskind;
my lewe is swerwe,
my naam is die wind."

Waar kom dit vandaan
en waar gaan dit heen,
so rustloos voortdwalend
vermoeid en alleen?—

,,Op 'n eensame vlakte
in stilte gebore,
sal ek sterf in 'n vlakte
in stilte verlore.

,,My geboorte daar ver
was 'n diep-diepe sug,
en my lewe was sedert
'n ylende vlug."

En, waarom so droewig?
Is die lot dan so swaar?
Die windjies vaar lugtig
oor die grassies se aar.—

,,Waar ek kom, staan die takke
gebukkend en krom,
en die grassies buig diep
hul hallempies om."

Og vertoef nog 'n bietjie,
o pelgrim, by my;
waarom wil jy so vlugtig
my drimpel verby?—

,,Die rus is so soet,
maar die rus is my dood;
en my rus lê daar ver
in 'n breed-stille skoot.

,,Nee, ek fluister my boodskap
en gaan dan weer heen
oor die eensame velde
onverpoos en alleen."

## REPOS AILLEURS.

(Die rus is elders).

In die eensame veld
staan 'n tentjie klein,
en daarnaas in die skeemring
skuif die ligtende trein;
ek sien in die tentjie,
deur die ope gordyn,
'n tafel met bordjies,
en glasies fyn,
wat sag in die lig
van 'n kersie skyn,
en ek dag: „was ek net
in die tentjie klein
e k s o u t o g o s o g e l u k k i g s y n."

Naas die eensame tent
staan 'n meisie klein
in stomme bewondring
van die ligtende trein;
sy sien my geniet
my glansende wyn
en kostlike maal
by elektriese skyn;
en ek raai die gedagte
van die meisie klein:
,,og, was ik maar net
in die vrolike trein,
e k s o u t o g o s o g e l u k k i g s y n."

## BY DIE HOPELOOS KRANKE.

Ek sien sy son ter kimme staan
om nooit vir hom meer op te gaan!
en groue skemering die sluip
al nader — bode van die dood.
Die donker plekke word al groot
wat langs die kamerhoeke kruip;
en netnou sal die kimmelig
wegduistrend rus op sy gesig.

Sy uurtjies is netnou gedaan,
en netnou sal die klok gaan staan,
wat nagte deur steeds wakend was,
en wat nog trou sy jongste snik
verselskap sal met sy getik.
Dan sal die frisse wysterglas
steeds verder van die oog gaan wyk
wat al deur digte newels kyk.

Netnou sal vrinde van hom gaan;
oogdekkend fluister: „dis gedaan!"
geen band sal aan sy siel meer heg,
omdat die Dood naby hou stand
wat straks vergoed sy koue hand
hom op die warrem vlys sal leg.
Dan sal die siel sig vrolik rep
en snel die vleuels opwaarts klep.

Netnou sal stil sy doodkis staan
waar selfs geen fluisterstemme gaan;
alleen 'n ligte tred sal naak
as vrou en kind sy laaste stee
omring met inn'ge hartebee,
dat God sal spreek die dodespraak,
sal open die geheimenis
van wat die nare grafkuil is.

Netnou sy doodkis diep sal staan—
waar selfs geen donderstemme gaan—
tot eens wat hier sy stofkleed was,
saam met die huisie wat hom dek,
in d' ondergrondse holteplek,
vergaan het tot 'n hopie as.

Maar Heer wees Gy
hom dan naby!
Bewaar die kiem verderwingsvry
tot die verrysingsmôre bly!
En, Heer! neem nou my smeekbee aan
wat by die hooploos kranke staan!

## DIE WIND HET MY DIE SPRAAK GEBRAG.

Die wind het my die spraak gebrag,
maar 't was 'n diep geheimenis —
aannad'ring van wat vér nog is,
'n skadu in die middernag!

Misterieuse wind wat oor
die wereldvlak in stormevlaag
die distelsade verder draag
en strooi in onbekende voor,

waar moeder-aard' haar kind omklem
en koester, tot die distelstruik,
die distelblom opnuut ontluik
en raatlend antwoord op u stem;—

die wondre wind het ook gekom
my luisterende siele langs
en daar gestrooi die kiem van angs,
waaruit ontbloei die smarteblom.

... ... ... ... ... ... ... ... ... ...

Ek staan alleen die nuwjaarsdag;
die koue son was opgegaan,
en hoër blink verbleek die maan—
die laaste blyk van oujaars-nag.

Die tuingeboomte staan verward
so blaas die oostewind daarin;
hoe treurig was die jaarbegin
en hoe — mistroostig was my hart!

Daarbuite was geen vrede nie,
net wilde stemme in windgedryf.
Toe het ek node neergeskryf
my al te donker profesie:

,,'n Koue wind sleep sy slippe rond
oor bometop, langs deurweekte grond.

,,Daar bo hang geswaaid 'n driekwart maan
soos 'n asvaal spook teen die hemel aan...

,,Daar ver rys die son met 'n koue gril
soos een wat sy pad nie beginne wil.

,,En ek kyk deur my tuin die wereld in
en sê: ai my, as die jaar so begin!"

## DIT IS NAG.

Dit is nag, stille nag,
en 'n moeder hou wag,
waar 'n kindjie teer lê te sterf—
net 'n flou-floue sug
in die ruim-ruime lug
en 'n sieltjie het weggeswerf.

En agter die huis
vlieg met woeste gedruis
die snorkende spoortrein verby;
en die nag die dreun
van sy wilde gesteun
soos hy voort op die ysters gly.

o Die tedere krag
van 'n kind wat so sag
en so stil weer die wêreld ontstyg;
o die moeder alleen
in haar bitter geween
as die nag op haar smeekstem swyg!

o Die woeste geweld
van die trein oor die veld,
waar die moeder allenig treur;
die hemel en aard
weergalm van sy vaart,
wat die wêreld in tweë skeur.

## * DIE TREIN VAN DIE LEWE.

(Geskryf in die Trein).

Daar gaan die trein van die lewe
en ek sit binnekant in,
omgons deur skokkend gebewe.
Wat—leef ek of word ek gelewe?
en: is dit my eerste begin?

Toe ek vir my weer kom kry het
toe staan die trein vir my klaar:
ek weet nie hoelang hy gery het
voordat hy vir my kom kry het,
hoelang, en nog minder vanwaar.

'n Kaartjie werd my gegewe
om saam met die trein te kan ry.
Maar ek voel óok: dis e k, wat wil lewe,
wat wil streef m e t die eindlose strewe,
al is die trein nie van my.

So dikwels verlang ek na buite,
na verre heuwels van vree,
wat ek weg sien sweef deur die ruite
op die verre kimme daarbuite;—
maar ek wil tog maar immer weer mee!

Ek weet nie hoe ver ek kan reis nie;
net die syfer van myle word groot.
Kan iemand my nou nie al wys nie
die punt, wat ek nie sal oor-reis nie?—
My kaartjie noem net: die dood.

Maar niemand, wat antwoord kan gewe;
en niks op die ledige kim.
Ek moet wag tot die stoomfluit bewe,
wat skel my die teken sal gewe
dat dit tyd is om uit te klim.

Dan sal ek my willig gewe,
maar—ek mág ook nie verder gaan.
En eindlik is niks meer geblewe
van die mensies van soëwe;
en die sterke trein gaan maar aan.

## ALLE VLEES IS GRAS.

„Alle vlees is gras"—ontsaglike woord,
somber verklank—in nog somberder oord!?...

Oord—schriklik vereensaamd, 'n effe verskiet,
waar die winde herhaal hul huilende lied;
of diep geswyg luister asemloos stil,
as die grasklos nie roer op gevoelige spil.
Kransegeweld teen die hemel geklim
verbreek nie die lyn van 'n bleek-leë kim;
geen boom vul die lug met donker gestreep,
geen stroom wend sig met sy silwer gesleep—
dis gras, alles gras, één wilde wei
en heel enkeld 'n blomme daar tussenbei.

,,Alle vlees is gras.''
Windlose nag met sy somber geswyg—
swart soos 'n raaf oor groenende twyg—
haar vlerk het gestrek oor die wijdte so bloot,
maar haar duister vlerk was vlerk van die dood.
Die sterreskrif was wonderbaar hel,
en die stem van die stilheid het fluistrend
[voorspel:
,,vannag kom die ryp, die veld sal vervaal!''
en 'n helder kim het die ego herhaal.
Verlate, oorgegewe nes 'n martelaarskaar
het die halme gestaan met hul smeek-gebaar.

,,Alle vlees is gras.''
'n Venster word sigbaar, 'n môre verskyn
soos lig wat sif deur die kamergordyn,
waar 'n sieke lê sterf; hoog-gehalmde gras,
beklem en verkluim, die voete vas
in die ryp, het hul kroesige koppe gedraai
na die koers wat gister die wind het gewaai.
In skimmige vaalheid, uit die weste her,
verblink nog die goud van 'n laaste ster.

„Alle vlees is gras!”
Oop staan die dag, ’n dom van saffier,
ewig-vas in sy trou, maar nou gloedloos sy
sy hoogte die neig sig, omarmend weer [vier;
sy bruidveld, hy werp sig nog kussend neer
op haar boesemprag; maar die tere band
het die wind verbreek met onsigbare hand.
Duisternis toe en knypende vors
het die asem laat stol in haar groenende bors.
Sal sy lewe, herlewe? Verwonderlik klaar
bly die hemelvrind nog op sy veldbruid staar.

„Alle vlees is gras!”
’n Windjie ontwaak; eers ’n teer-klein ding,
soos ’n vlinder weif’lend sy fladdering,
kort maar van duur, ’n paar hallempies langs;
hier en daar tril effens ’n spiertjie van angs—
en dis stil. Maar straks bééf die ganse veld
van wilde geblaas en oorlogsgeweld;
wind-wesens ontwaak uit onsigbare graf,
en vlieg verwilderd op die veldgraan af.

„Alle vlees is gras!"
Die heel dag lang het die grassaad gebuk,
ootmoedig gekniel in die windgeruk,
tot verby was gegaan die winterdag,
die stormgeloop en die windgejag.

Is die veld vergaan, die gras verdord,
en die wêreld weer één winter geword,—
dan versmelt die windklank soos 'n orrelgeluid,
wat saggies wegbeef as 'n tempeldiens sluit.

Oor die yslike graf, aan die westertrans,
verrys nog verlaas 'n purpergeglans—
aankondiging van herrysingsdag
as die somerson oor die aarde sal lag;
as geen ryp-geskitter, geen winter meer is
en geen winde meer waai oor die wildernis!

